3

# PSALM 3

Ek het so bai - e vy - an - de, o Heer,

wat ook teen my in op-stand kom.

Van hul - le is daar bai - e wat be- weer:

Van God kom daar geen hulp vir hom.

1 2 3 4 5

X Lied :

2.

Maar U, o Heer, sal U oor my ontferm.

Sal ek my oor die vyand kwel?

Aan alle kante sal U my beskerm,

my eer en aansien weer herstel.

3.
Ek weet U sal my, as ek roep, verhoor

hoog op u berg wat heilig is.

As ek gaan slaap dan rus ek onverstoor,

omdat ek by U veilig is.

4.

Al kom tienduisend man van oral aan

by U bly ek nog onbevrees.

Kom dan nou, Here, om my by te staan;

ek sal by U beveilig wees.

5.

U het die vyand altyd nog verslaan;

die goddeloses is bestraf.

Ons is u volk, met wie dit goed sal gaan;

ons hulp kom van die Here af.